From: gth gth@freemail.absa.co.za To: G T Honiball gth@freemail.absa.co.za Subject: SARL NUUS 2001:12:23 AFR TEKS Date: 22 December 2001 06:02

Intekenaars

Jammer! Foutiewelik het ek verlede week se bulletin weer aan u gestuur; ek vra verskoning. Hier volg die regte bulletin:

SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 23 DESEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

DIE SARL WAG NOMINASIES VIR TOEKENNINGS IN

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD IN JANUARIE

NUWE IRS-BEMANNING ALMAL AMATEURS; SKOOLKONTAKTE GESKEDULEER

NUWE ADRES VIR SARLNUUS

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

DIE SARL WAG NOMINASIES VIR TOEKENNINGS IN

Die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, rig 'n uitnodiging vir nominasies vir die verskillende toekennings wat gemaak sal word tydens die Algemene Jaarvergaderingdinee op 20 April 2002. Nominasies word vir die volgende toekennings ingewag:

Arthur Hemsley 2-meter Trofee. Toegeken deur die raad aan 'n amateur vir hy/sy individuele prestasies met uitsendings in die 2-meter amateurband. Hierdie toekenning word gemaak vir buitengewone prestasie met AMA of modusse soos troposferiese voortplanting. Dit is nie vir langste afstand bereik nie maar eerder vir volharding tot bereiking van iets spesiaal op 2 meter.

Barney Joel Trofee. Toegeken deur die raad aan enige lid van die SARL vir die beste prestasie tydens die jaar vir HF mobiele werking. Hierdie toekenning kan gemaak word vir individuele prestasie tydens tydrenne of kommunikasie tydens ander publieke byeenkoms.

Icom Voortreflikheidstoekenning. Hierdie toekenning word jaarliks deur die raad gemaak aan die amateur wat deur sy/haar aktiwiteit in die amateurdiens inter-

nasionale erkenning aan Suid-Afrika tot gevolg gehad het deur of prestasie met 'n BHF/UHF langafstandrekord wat internasionaal deur die IARU erken is of deur diens aan die RSA of die SARL deur wetenskaplike navorsing met gebruik van die amateurspektrum of internasionale bevordering van die amateurdiens of soos die Raad van tyd tot tyd mag besluit.

Joseph White Plaket. Deur die Raad toegeken aan enige lid van die SARL vir uitstaande prestasie in die 432 MHz band gedurende die afgelope jaar. Dit word nie toegeken vir verste afstand bereik nie maar vir algemene prestasie.

Bert Buckley Sesmetertrofee. Deur die Raad toegeken aan enige radioamateur vir sy/haar individuele prestasies met uitsendings in die sesmeter amateurband. Dit word nie toegeken vir verste afstand bereik nie maar vir uitstaande werk of aktiwiteit op ses meter.

Radio ZS Tweemeter Wisseltrofee. Toegeken deur die Raad wat gedurende die jaar die langste afstand op die tweemeterband bereik het.

Gary Immelman Radioamateur Erfenis Wisseltrofee. Toegeken deur die Raad vir die beste historiese artikel of 'n gebeurtenis wat meer as 5 jaar in die verlede plaasgevind het of 'n interessante persoonlikheid wat in die verlede 'n belangrike rol gespeel het in die ontwikkeling van amateurradio.

Radio ZS Skild. Toegeken deur dIe redakteur van Radio ZS aan 'n SARL geaffilieerde klub of lid wat Radio ZS die beste gedurende die jaar ondersteun het.

J J Pienaar Trofee. Toegeken deur die redakteur van Radio ZS vir die beste artikel wat gedurende die afgelope jaar in Radio ZS gepubliseer is.

Om prestasies te beloon is belangrik vir volgehoue toekomstige ontwikkeling sê SARL President, Hans Potgieter. "Ek moedig alle radioklubs aan om ernstig te kyk na prestasies van radioamateurs in hulle gebied en gedetailleerde nominasies betyds in te dien".

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 20 Februarie 2002. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL Jaarlikse Toekennings, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735.

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

Inskrywings word ook nou ingewag vir die Tinus Lange 7066 Junior en Senior Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 31 Januarie 2002 dus is daar voldoende tyd beskikbaar om goed te dink oor wie werklik hierdie vererende toekennings toekom, maar, moenie uitstel nie, begin nou om daarvan werk te maak.

Volledige besonderhede is in die twee vorige bulletins gegee. Indien u egter nie daaroor beskik nie, sal gth@freemail.absa.co.za dit met plesier weer aan u verskaf indien u daarom vra.

Inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

PEARS BHF/UHF WEDSTRYD IN JANUARIE

Soos voorheen aangekondig sal die Port Elizabeth Amateurradio Vereniging se jaarlikse BHF/UHF wedstryd oor die naweek 25 tot 27 Januarie 2002 plaasvind. Een van die nuwe kategorieë in die wedstryd, die KLUBSTASIE, maak voorsiening vir die bediening van 'n enkele stasie deur 'n aantal operateurs onder dieselfde roepsein.

Om groepe amateurs te akkommodeer wat om enige rede nie klubs kan verteenwoordig nie, het PEARS besluit om die klubkategorie uit te brei om ENIGE MULTI-OPERATEURSTASIE onder die reëls soos vir klubstasies uiteengesit, toe te laat. In die reëls vir die wedstryd, wat PEARS gemeen het in RADIO ZS vir Desember gepubliseer sou gewees het maar wat nou eers in Januarie sal verskyn, moet die verwysing na 'n klubstasie dus as 'n verwysing na 'n multioperateurstasie beskou word en "onder 'n klub roepsein" moet gelees word as "onder 'n enkele roepsein".

Klubs word versoek om hierdie item by herhaling in hul plaaslike weeklikse bulletins in te lyf ten einde soveel moontlik potensiële deelnemers te bereik.

Die aangepaste reëls is op die PEARS webwerf: pears.8m.com beskikbaar.

Daar is nou ook 'n kategorie vir digitale modusse.

NUWE IRS-BEMANNING ALMAL AMATEURS; SKOOLKONTAKTE GESKEDULEER

Vir die eerste keer is die volle bemanning van die Internasionale RuimteStasie almal amateurs. Die ekspedisie 4 bemanning van gesagvoerder Yuri Onufrienko, RK3DUO, en vlugingenieurs Dan Bursch, KD5PNU, en Carl Walz, KC5TIE, sal 6 maande in die ruimte deurbring.

Die ekspedisie 3 bemanning het op 17 Desember met die Endeavour na die aarde teruggekeer. Hulle was sedert Augustus in die ruimtestasie. Gesagvoerder Culbertson het onder die roepsein NA1SS byna twee dosyn suksesvolle ARISS skoolkontakte gehad.

Nou is dit die ekspedisie 4 bemanning se beurt. Twee skoolkontakte is alreeds binne die ARISS-program vir hulle geskeduleer. Afhangende van die bemanning se werksaktiwiteite sal 'n poging aangewend word om een ARISS skool-of opvoedkundige kontak per week te skeduleer.

Nuwe amateurradioantennas vir die IRS is alreeds daarheen geneem maar is vir tyd en wyl weggepak. Huidige beplanning maak daarvoor voorsiening dat hulle deur die ekspedisie 6 bemanning aan die buitekant van die diensmodule geïnstalleer sal word. Die nuwe antennas sal bedryf van HF tot mikrogolffrekwensies moontlik maak wanneer addisionele amateurradiotoerusting aan boord geneem word.

SLUITING VAN DIE SARL-KANTOOR

Neem asb kennis dat die SARL-kantoor by die Nasionale AmateurRadioSentrum reeds vir die feestyd gesluit is en weer op Dinsdag 8 Januarie 2002 sal heropen.

RADIO ZS

Die laaste uitgawe van Radio ZS is verlede Maandag gepos.

Hierdie uitgawe bevat 'n belangrike artikel deur die SARL President en nie minder nie as agt artikels oor klub- of groepbedrywighede op bladsye 6, 7, 9, 12, 33, 34, 37 en 39. Dit is merkwaardig en mag dit dien as voorbeelde en aanmoediging aan ander klubs om soortgelyke of ander aktiwiteite te onderneem en hul resultate in Radio ZS bekend te maak.

In 'n poging om die eerste uitgawe vir 2002 betyds te laat verskyn is die sluitingsdatum vir die inlewering van artikels by die redakteur 31 Desember vanjaar, dus net een week van nou af.

NUWE ADRES VIR SARLNUUS

Intekenaars en luisteraars neem asb kennis dat die Mwebadres van SARLNUUS verval het. Stuur in die vervolg asb alle berigte aan sarlnews@hotmail.com. Dit is ooknie meer nodig om 'n afskrif aan gth te stuur nie. Hierdie nuwe adres sal vir alle toekomstige nuusredakteurs toeganklik wees.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Voortplantingsvoorspeller Tad Cook, K7VVV,van Seattle, Washington, het die volgende te sê gehad:

Vandag is die "kortste" dag van die jaar! Probeer die 160- en 80- meterbande gedurende die nag.

Sonvloed en sonvlekgetalle was die afgelope week ietwat laer as gedurende die vorige periode. Gemiddelde sonvlekgetalle was laer met 'n bietjie meer as vier punte en die gemiddelde sonvloedwaardes was byne 11 laer.

Die sigbare kant van die son wys tans 'n paar fakkels met nie veel aktiwiteit nie. Die huidige verwagting is 'n stadige styging in die kort termyn met 'n piek gedurende 30 Desember tot 2 Januarie. Die voorspelling is vir 'n waarde rondom 215 vir Vrydag tot Maandag met 'n stadige styging daarna.

Sonvloedgetalle vir 13 tot 19 Desember was 212, 202, 198, 204, 215, 210 en 158, met 'n gemiddelde van 199,9. Die 10.7-cm vloed was 220,2, 245,8, 217,8, 209,1, 205,5, 211,8 en 208,2 met 'n gemiddelde van 216,9. Die verwagte planetëre A-indekse was 4, 4, 11, 10, 15, 8 en 9 met 'n gemiddelde van 8,7.

KLUBNUUS

VRYSTAAT AMATEURRADIOBYEENKOMS

Die Bloemfontein Amateurradioklub is besig met die beplanning van Hamvention 020202 op Saterdag 02 February 2002 by hulle klubhuis by die Lugmagbasis

Bloemspruit. Meer besonderhede sal volg. (Ek wonder of die tyd 02:02 SAT sal wees? Redakteur).

Aangesien hierdie die laaste bulletin voor Kersfees vanjaar is, is dit die ernstige wens van Sarlnuus dat almal gedurende hierdie Kersgety die werklike betekenis van die feesseisoen nl die bring van vrede aan die wêreld, persoonlik en wêreldwyd sal ondervind.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 9750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs, die ARRL en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex